# Jesus neem die sondaars aan!

**493**



Je - sus neem die son - daars aan!



Bring aan al - mal hier - die ty - ding -



dié wat op die dwaal - weg gaan



van die son - de en ver - lei - ding.



Diep is Hy oor hul be - gaan



Je - sus neem die son - daars aan!

2

Niks het ons by Hom verdien,
tog bring Hy die goeie tyding.
Hy laat Gods ontferming sien
deur sy kruis en bitter lyding.
Ons kan nou na Jesus gaan,
want Hy neem die sondaars aan!

3

Soos 'n herder soek die Heer
na die skaap wat afgedwaal het;
bring dit na die kudde weer,
waarvoor Hy so duur betaal het.
Hy laat geen verdwaalde staan
Jesus neem die sondaars aan!

4

Kom nou, elkeen, kom na Hom;
sondaar, kom in skuld verlore!
Jesus roep jou, jy moet kom!
Deur Hom word ons weergebore.
Nou mag jy na Jesus gaan -
Jesus neem die sondaars aan!

5

Ja, dit gee my nuwe moed
as ek worstel met my sonde;
daar is redding deur sy bloed
en genesing deur sy wonde!
Daarop kan ek altyd staan -
Jesus neem die sondaars aan!

6

Hy, my Heiland, spreek my vry,
selfs al staan ek voor Hom skuldig.
Hy wat regter is oor my,
het my straf gedra, onskuldig.
Ek sal nie verlore gaan -
Jesus neem die sondaars aan!